64

# PSALM 64

God, hoor my as in nood ek kla,

as ek om u be - sker - ming vra.

Die god - de - lo - se wil my skaad.

Be - waar my, He - re, van hul kwaad.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

2.
Die vyand, Heer, het saamgespan
en onreg word teen my beplan.
Geheime strikke word gestel,
vals dinge word van my vertel.

3.
Hul woordepyle, giftig, skerp,

word met die tong na my gewerp.

Hul planne maak hul agteraf.

God vind hul nogtans met sy straf.

4.
Deur God se pyl word hul getref.

Wie kan hom teen sy straf verhef?

Hul tong het self hul val bewerk,

tot spot van dié wat dit bemerk.

5.
Dit wek by almal groot ontsag
vir God se dade en sy krag,
en hul getuig van wat die Heer
hul uit sy krag en dade leer.

6.

Laat wie regverdig is Hom eer

en hom verbly in God die Heer.

Laat God vir hom 'n toevlug wees;

laat hy die Here prys en vrees.